# Katalaans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Katalane.*

**Katalaans** (*català* [kətəˈla] of [kataˈla]) is 'n taal wat in Katalonië (die noordooste van Spanje), in die Pais Valencià, op die Baleariese Eilande, in Andorra (as amptelike taal) en in die Suid-Franse département Pyrénées-Orientales deur meer as 10 miljoen mense gepraat word. Dit is 'n Romaanse taal wat ooreenkomste toon met Spaans, maar nog meer met Oksitaans, wat in Suid-Frankryk gepraat word.




Die dialekte van Katalaans. Sowat 12 000 Katalane leef in die Sardiese stad Alghero (Katalaans: L'Alguer)

Net soos met die ander Romaanse tale is die oorsprong te vinde in Latyn uit die Romeinse tydperk, soos dit deur die gewone mense gepraat is. Verskille met Spaans sluit in die gebruik van die "F" in Katalaans, in plaas van die "H" in Spaans in woorde soos "Fer"-Hacer (doen), "Ferro"-Hiero (yster) en "Farina"-Harina (meel). In teenstelling met Spaans het die klinkers drie verskillende variante in Katalaans, naamlik die oop, geslote en stom klank. Verder kom die "Ç" ook voor en ken Katalaans, behalwe die "LL" (LJ-klank uit Spaans) ook 'n "L·L" wat klink soos 'n VET "L": "parcel·la" (perseel). Die Spaanse "Ñ" word in

| **Katalaans**<br>***català*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [kətəˈla] of [kataˈla] |
| Gepraat in: | Andorra<br>Frankryk<br>Spanje<br>Italië |
| Gebied: | Suid-Europa |
| Totale sprekers: | 4 miljoen (moedertaal)<br>5,2 miljoen (tweede taal)[1] |
| Rang: | 93 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Gallo-Iberies<br>Galloromaans<br>Oksitaans-Romaans<br>**Katalaans** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Andorra<br>Spanje<br>▪ Katalonië<br>▪ Baleariese Eilande<br>▪ Valencia |
| Gereguleer deur: | Institut d'Estudis Catalans<br>Acadèmia Valenciana de la Llengua |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `ca` |
| ISO 639-2: | `cat` |

Katalaans geskryf deur die "NY"-kombinasie soos in "Catalunya" (Cataluña, Katalonië) en "Espanya" (España, Spanje).

Katalaans het verskillende dialekte. Mens spreek byvoorbeeld in Valencia die "T" aan die einde van 'n woord uit, of mens gebruik "sa" en "ses" op die Baleariese Eilande as dit om 'n plek- of eiendomsaanduiding gaan. 'n Ou vorm van Katalaans word in Alghero (Sardinië) gepraat.

| | |
|---|---|
| ISO 639-3: | cat (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=cat) |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Vir lang tye was die taal in Spanje verbode, byvoorbeeld tussen omstreeks 1 500 en 1 800 maar ook meer onlangs onder die Francisco Franco-regime. Nou is die taal weer in opgang en kom weer algemeen voor. Om in diens van die Katalaanse owerheid te tree is mens verplig om perfekte skryf- en praatvermoë in Katalaans te hê. Ook in die onderwys in Katalonië word hoofsaaklik Katalaans gebruik, en die Spaanse taal word as 'n gewone vak in Katalaans gegee. Aan die universiteite in Katalonië word uitsluitlik in Katalaans (of Engels) gedoseer. Daar is dan ook in Barcelona byna meer Katalaans te sien as Kastiliaans, die amptelike Spaans.

Die skryf van Katalaans word bemoeilik deur die aksentuering, wat ingewikkelde reëls het, en die verandering van die slotklinkers in enkel- en meervoud. Iemand wat Spaans praat sal Katalaans as 'n heeltemal ander taal ervaar, soortgelyk aan die verskil tussen Duits en Afrikaans.

Enkele voorbeelde:

| **Katalaans** | **Spaans** |
|---|---|
| Vaig al supermercat. | Voy al supermercado. |
| He treballat pels bombers. | He trabajado para los bomberos. |
| No ho puc fer. | No puedo hacerlo. |
| Fins demà. | Hasta mañana. |
| Adéu! | ¡Adiós! |
| Si us plau. | Por favor. |
| Forquilla. | Tenedor. |
| Hem sopat. | Hemos cenado. |

# Geskiedenis

Katalaans is net soos Oksitaans, Sardies, Reto-Romaans en Portugees 'n Romaanse taal, wat oorspronklik uit die plaaslike Vulgêrlatynse omgangstaal ontwikkel, maar nie ver van sy Latynse wortels wegbeweeg het nie. In geografiese en taalkundige opsig vorm die taal 'n soort brug tussen die Gallo-Romaanse taalgroep noord van die Pireneë en die Ibero-Romaanse taalgroep.

Die eerste Katalaanse dokumente dateer uit die 9de eeu, en Katalaans het tot by die middel van die 13de eeu nou betrekkinge met die Oksitaanstalige suide van Frankryk, maar begin al sedert die 11de eeu sy eie karakter ontwikkel. Die meeste Katalaanse trobadors het aanvanklik in Oksitaans geskryf, tog begin die Katalane




Chronologiese kaart van die taalkundige evolusie in Suidwes-Europa tussen 1000 en 2000

geleidelik op hulle eie taal fokus. Die skrywer en filosoof Ramon Llull (1235–1315) word as die belangrikste Katalaanse digter beskou, wat Katalaans tot 'n eersterangse literêre taal in Europa uitgebou het. Hy begin ook om Katalaans as 'n vak- en wetenskapstaal te vestig.

Met die vereniging van Aragón en Kastilië deur die huwelik van die sogenaamde *reyes católicos*, koning Ferdinand van Aragón en Isabella van Kastilië, begin die geleidelike Kastiliaanse oorheersing van die Katalaanse taalgebied. Alhoewel Katalaans as die regs-, amps- en omgangstaal aanvanklik nie deur Kastiliaans bedreig is nie, begin die agteruitgang van Katalaans as 'n literêre taal.



Die grondgebied onder die Kroon van Aragon in 1443



Interdiction officielle de la langue catalane

(2 AVRIL 1700)

EDIT

DU ROY

LOUIS PAR LA GRACE DE DIEU, ROI DE FRANCE ET DE NAVARRE : A tous presens & à venir, salut, depuis plus de quarante ans que Nous possédons en pleine Souveraineté les Comtés & Vigueries de Roussillon & Conflans, qui nous ont été cédés avec une partie du Comté de Cerdaigne, par le Traité de Paix des Pirenées, les Procédures des Justices Subalternes desdits Païs, les Déliberations des Magistrats des Villes, les Actes des Notaires & autres Actes publics, ont continué à y être couchés en Langue Catalane, par un usage que l'habitude seule a autorisé : Mais comme cette que cet usage répugne & est en quelque façon contraire à Nôtre Autorité, à l'honneur de la Nation Françoise & même à l'inclination des Habitans desdits Païs, lesquels en toutes occasions témoignent pas moins de zéle et d'affection pour notre service que nos anciens Sujets : Ils en reçoivent d'ailleurs beaucoup de préjudice, en ce que pour faire instruire leurs Enfans dans ladite Langue Catalane, & les rendre par là capables d'exercer les Charges de Judicature & de Magistrature ; Ils se trouvent obligés de les envoyer étudier dans les Villes de la domination d'Espagne, ce qui leur cause de grands frais. Nous avons jugé que pour remédier à ces inconvéniens, il étoit à propos d'ordonner qu'à l'avenir toutes les Procédures & les Actes publics qui se feront dans lesdits Païs, seront couchés en Langue Françoise : sçavoir

Amptelike verbod van die Katalaanse taal in Frankryk, uitgereik deur koning Lodewyk XIV van Frankryk in 1700

Ná die einde van die Spaanse Suksessieoorlog (1701–1714) raak Katalonië sy selfregering kwyt. Die Spaanse heersershuis Boerbon bevorder die ontwikkeling van 'n sentralistiese staatsbestel, en Kastiliaans word as die Spaanse ampstaal afgedwing. In 1716 word Kastiliaans ook die verpligte taal van die onderwys. Die Spaanse owerhede plaas in 1779 selfs 'n verbod op Katalaanse toneelstukke.

Die 18de eeu word as die tydperk van die *decadència* beskou, 'n tyd van agteruitgang. Eers die literêre beweging van die romantiek wek weer die belangstelling in Katalaans, wat in die 19de eeu weer begin groei. Met die *renaixença*, die hergeboorte van Katalaans, begin ook die taalkundiges weer belangstel in Katalaans. In die dertigerjare van die 20ste eeu beleef die taal 'n bloeitydperk.



Die Internasionale Kongres van die Katalaanse taal in 1906

Die Fascistiese Franco-bewind maak 'n einde aan hierdie ontwikkeling en verbied die gebruik van Katalaans. Meer as 'n kwart miljoen mense, waaronder die meeste skrywers en politikusse, gaan in ballingskap, veral in Frankryk. Talle plekname is gehispaniseer, en dikwels is mense selfs gedwing om Kastiliaanse vanne aan te neem. Eers in die sestigerjare word die gebruik van Katalaans geleidelik weer toegelaat, en drie jare ná die afsterwe van generaal Franco is alle beperkings opgehef.

Die tydperk van onderdrukking het groot skade aan die Katalaanse taalgemeenskap berokken. Die gebrek van onderwys het nadelige gevolge vir die Katalaanse skryftaal ingehou, wat deur baie sprekers nie meer aangeleer is nie, en die Katalaanse nywerheidsgebiede het talle Spanjaarde uit ander dele van die land na Katalonië gelok. Hulle was meesal die Katalaanse taal nie magtig nie.

Die regering van Katalonië het 'n aantal maatreëls ingestel om hierdie toestande te verbeter, wat as die *normalitzácio* ("normalisering") bekend staan. Alhoewel baie welgestelde burgers en immigrante aanvanklik nie bereid was om Katalaans aan te leer nie, het die Katalaanse owerhede die posisie van Katalans in die afgelope kwarteeu gevestig. Danksy die belangrike rol, wat Katalaanse politikusse in die Spaanse koalisieregering speel, het die Katalane die toestemming van die Spaanse regering gekry om met die strawwe taalbeleid ten gunste van Katalaans voort te gaan. Die voormalige status van Katalaans is sodoende geleidelik herstel. Die Katalaanse taalbeweging vereis dat alle bewoners van die gebied 'n uitgebreide kennis van Katalaans verwerf en dit tenminste as 'n tweede taal kan praat.

Katalaans het intussen die enigste voertaal in die Katalaanse onderwysstelsel, die enigste ampstaal en ook die taal van die ekonomiese lewe geword. Die Kastiliaanse, of Spaanse, taal is teruggedring, en baie jong Katalane het nou duideliker minder kennis van Kastiliaans.

Die hispanisering van persoons- en plekname is na die demokratisering van Spanje teruggerol.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Catalan" (http://www.ethnologue.com/language/cat) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200518044354/https://www.ethnologue.com/language/cat) vanaf die oorspronklike op 18 Mei 2020. Besoek op 23 Maart 2016.


## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Katalaans.



Sien ***Katalaans*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.

| | |
|---|---|
| | **Italiese tale** |
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies<br>**Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals<br>Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |
| **Romaanse Kunstale** | Interlingua \| Interlingue \| Lingua Franca Nova |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11937940w (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11937940w) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11937940w) · GND: 4120218-1 (https://d-nb.info/gnd/4120218-1) · LCCN: sh85020782 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85020782) |